# PSALM 34

Ek sal Gods lof bly noem,
ek sal die He - re prys;
al - tyd bly sing ek van sy roem,
ek sal Hom eer be - wys.

1 2 3 4 5 6 7 8 9 10 11 12 X Lied :

2.

Ootmoediges is bly,

en almal sal dit hoor.

Die Heer is groot, sing saam met my,

wees almal bly daaroor.

3.

Ek was in doodsgevaar,

Hy het my roep gehoor;

my lewe is deur Hom gespaar,

ek prys sy Naam daarvoor.

4.
Hul oë straal en lag;

wie ly, sien op na Hom;

wie swaarkry en sy hulp verwag,

vir hul sal uitkoms kom.

5.
Hy slaan sy laer op,

kom, ondervind en sien:

Hy red die mens wat wag daarop -

Hom wat die Here dien.

6.

Dien God, want Hy is goed.

Hy is jou toevlugsoord.

Hy sal dié met sy goedheid voed

wat aan die Heer behoort.

7.
Sy hand sal jou bedek

as jy in nood verkeer;

hul ly aan goedheid geen gebrek,

die dienaars van die Heer.

8.
Hoor, ek wil julle leer:

Bly ver weg van die kwaad;

dié wat geregtigheid begeer,

hou op om kwaad te praat.

9.

Hy help regverdiges.

Doen goed, jaag vrede na.

Kwaaddoeners, dié word uitgewis

en laat geen teken na.

10.
As hulle teenspoed ly,

help Hy gebrokenes.

God sal hul in hul nood bevry

as hul regverdig is.

**11.**

**Hul word dan vrygespreek,**

**want God sien na hul om;**

**geen van hul bene word gebreek -**

**van hul wat roep na Hom.**

12.
Die daders van die kwaad

sal ondergaan en ly,

omdat hul die opregtes haat.

Sy dienaars maak God vry.